Titel: **God se vaderlike hand lei sy kind na die regte plek waar sy moet wees.**

**Teks:** Rut 2:1-3. Lees: Levitikus 19:1-18

Geliefde gemeente van Christus,

Die man het gesê dat die Here met hom gepraat het. Hy sê die Here het vir hom gesê dat hy van sy vrou moet ontslae raak en met die twintigjarige meisie moet saamleef. Hy beweer dat hy ‘n profeet is en hy dring daarop aan dat die Here vir hom gese het wat hy moet doen. Ek het hierdie man teëgekom in Brits-Columbië toe ek ‘n sendeling was. Hy het na ons klein dorpie gekom om weeklange opwekkings vergaderings te hou. Hy het 2 jaar na mekaar gekom. Die eerste jaar het hy sy vrou by hom gehad, ‘n vrou omtrent dieselfde leeftyd as hy, waarskynlik in haar sestigerjare. Maar die 2e jaar het hy hierdie twintigjarige meisie by hom gehad. Op ‘n manier moes hy dit verduidelik en en sy verklaring was dat God vir hom gesê het om dit te doen.

Soms kom jy sulke mense teë wat sulke dinge beweer. Hulle beweer dat God met hulle praat en vir hulle sê wat hulle moet doen, byvoorbeeld : “God het vir my gesê om ‘n kerk te begin” of “God het vir my gesê om ‘n sendeling te wees” of “God het vir my gesê om ‘n nuwe werk te kry” of “God het vir my gesê om my vrou te skei”. In al hierdie voorbeelde , beweer mense dat God sy direkte wil aan hulle geopenbaar het deur direk in hulle ore te praat. Selfs as dit wat God veronderstel was om te sê, direk teen Bybel ingaan, dring hulle daarop aan dat dit is wat God gesê het.

Maar sal dit nie lekker wees as God ons so aanwys wat om te doen nie? Sal dit ons nie help as God direk vir ons sê wat ons moet doen

nie, watter werk ons moet kry, watter meisie moet jy uitvra en so aan? Wat is God se wil in jou lewe? Hoe kan jy weet? Dit is alles belangrike vrae. Ons wil weet waarheen ons gaan met ons lewens en wat ons moet doen. Soms is daar moeilike besluite in die lewe om te maak en ons wens dat iemand wyser as ons die besluite vir ons kan maak of ons net ‘n wenk kan gee. Ons wens dat Iemand wat die toekoms van begin tot einde ken, ons daaroor kan inlig met dit wat hy weet.

So, Hoe gaan ons weet wat God is se wil in ons lewens? Afhangende van hoe jy daarna kyk, is dit tegelyk moeilike maar ook n maklike vraag om te beantwoord. Julle sien, daar is 2 verskillende maniere wat Bybel praat oor God se wil. God se wil kan sy geheim wees. In teologie noem ons dit God se geheime raadsplan. Dit is soewerein, want dit hou verband met sy bevele of opdragte. In geheim beveel God dat sekere dinge gaan gebeur. Dit is egter eers na die gebeurtenis dat ons verstaan dat God beveel het dit moet gebeur. So dit is God se geheime wil of soewereine wil. Maar daar is ook sy geopenbaarde wil. Ons noem dit sy bevelende wil. Dit is bevelend, want dit hou verband met sy vereistes, sy gebooie. Ons vind God se geopenbaarde wil in die Bybel. In die Skrif , beveel God sy skepsels om volgens sy gebooie te dink, en nie anders te handel en te praat nie. God stel dit duidelik in sy wette wat ons moet doen en wat ons nie mag doen nie.

As ons kyk in die Bybel, sien ons dat God se wil bestaan uit sy geheime wil en sy geopenbaarde wil. In beide sien ons God se vaderhand wat werk in die lewens van sy kinders. In beide sien ons die liefde van God en sy sorg vir die wat syne is. Ons gaan vanoggend sien hoe dit werk in die voortgaande verhaal van Rut die Moabietes. Ek verkondig vir julle God se woord:

**God se vaderlike hand lei sy kind na die regte plek waar sy moet wees**

Deur hierdie begeleiding van God, sien ons God se:

1. Geheime wil word voltrek;
2. Sy geopenbaarde wil word uitgevoer

Julle sal onthou dat Rut en haar skoonmoeder,Naomi van die land Moab na Betlehem getrek het. In Moab was hulle omring deur die dood. Hulle mans het daar gesterf. Daar was ook geen kinders en kleinkinders nie. Die familie was by ‘n doodloopstraat. Dit het gelyk asof daar geen toekoms meer vir hulle was nie. Hulle was weerloos, sonder enige manlike familielede om hulle te beskerm. Sonder enige manlike nakomelinge, sou die familielyn by hulle tot n einde kom. Hulle is werklik weduwees en in ‘n ernstige penarie. Naomi en Rut het gehoop om nuwe lewe te vind in Betlehem, Naomi se tuisdorp. Die eerste hoofstuk eindig by die woorde dat by hulle aankoms die gars –oes begin het. Dit is ‘n teken van dinge wat gaan kom, ‘n teken van lewe. .

Die 2e hoofstuk begin om ons te vertel van ‘n sekere familielid van Naomi. Hy was deur haar man, Elimeleg aangetroude familie van haar. Joodse mense wat vir die eerste keer hierdie verhaal hoor, sal onmiddelik besef wat hier gebeur. Hier het ons 2 weerlose weduwees en ‘n manlike familielid verskyn op die toneel. Joodse mense sal onthou hoe God voorsien het vir weduwees deur hul manlike familielede. Ons sal meer hieroor hoor soos ons aangaan met die Rut serie -preke. Vir eers, let ons op dat die manlike familielid verskyn. Reg nadat ons ‘n teken van lewe en hoop gekry het in die gars oes, het ons ‘n ander teken van lewe en hoop in die vorem van ‘n manlike familielid.

Ons vertaling sê dat Boas was ‘n vermoënde man. Dit beteken dat hy ‘n gerespekteerde man was. Hy was ryk en het aansien gehad. Boas was ‘n eerbiedwaardige man in Betlehem, waarskynlik was hy beskou as een van die leiers in die gemeenskap. Daar is iets anders oor Boas wat in die teks nie genoem word nie nie. In die Nuwe Testament leer ons van Boas se familiegeskiedenis. Sy ma was ‘n heidense prostituut. Volgens die geslagsregister van Jesus in Mattheus 1, is Ragab van Jerigo , Boas se moeder. God het Ragab by sy mense gevoeg en sy het met ‘n Israeliet , Salmon getrou. Salmon en Ragab het saam ‘n seun gekry met die naam Boas. Tenspyte van sy moeder se slegte verlede in Jerigo, het die Here vir Boas ‘n hoogs gerespekteerde man gemaak in Betlehem.

Rut het vir Naomi gevra om haar na die oes-lande te laat gaan. Rut wou are optel van die oorskietstukkies op die veld. Sy wou ‘n plekkie vind waar die die boer of landeienaar welwillendheid sou toon. Naomi het vir haar gese dat sy kan gaan. In vers 3 sien ons dat Rut presies dit gedoen het. Sy het uitgegaan en begin are optel agter die snyers, watter oorskiet hulle ookal laat lê het op die lande. En dan is daar iets belangriks aan die einde van vers 3. Daar staan: “En gelukkig kom sy op ‘n stuk land af wat behoort aan Boas, uit die geslag van Elimeleg.”

Dit is veral hier wat ons sien dat God se geheime plan uitwerk vir die beste van sy kinders. Geliefdes, neem kennis dat God nie vir Rut gesê het om te gaan werk in die land van Boas nie. God het het nie met haar gepraat in ‘n hoorbare manier nie, ook het Hy nie vir haar ‘n droom of snaakse gevoel op haar maag gegee nie. God se vaderlike hand het haar stilweg daar gebring. Hy het haar liefdevol gelei na die omstandighede wat haar presies gebring het waar sy moet wees. In die hemel het God besluit, “Ek sal Rut bring na die land van Boas. Ek weet dit gaan vir haar goed wees. Dit sal vir haar lewe bring, want ek

ken vir Boas. Ek weet dat hy ryk en eerbaar is en ‘n familielid van Naomi. Ek het in sy lewe gewerk en in die lewe van sy ouers, en my plan is om aan te hou werk deur hom, om lewe en verlossing te bring, nie net vir Naomi en Rut nie, maar vir al my mense. Dit is hoe ek wil hê alles moet uitwerk.” Dit is ook hoe dit alles gebeur het. God se geheime raadsplan het verloop soos Hy beveel het dit moet gebeur.

In vers 3 staan: “**en gelukkig** kom sy op ‘n stuk land af wat behoort aan Boas…” Toe die skrywer van Rut hierdie sin so geskryf het, het hy hier na God se werk gewys. Dit was nie toevallig nie. Daar is nie so iets soos per toeval nie. Elke gelowige wat hierdie boek van Rut lees, weet dat God soewerein in beheer is van alles wat gebeur. God se geheime wil word in elke enkele gebeurtenis van die lewe uitgevoer. God se geheime wil en die uitvoering daarvan is baie naby verbind aan sy voorsienigheid. Soos die kategismis dit definieer in sondag 10, ‘’Hy bestuur alles sodat niks by toeval gebeur nie, niks kom na ons per toeval, maar alles kom deur God se vaderlike hand. God se bevel oor alles wat sal gebeur en sy voorsienigheid wat alles laat gebeur is beide daar om die goeie te bewerk vir sy kinders.”

Rut was een van God se mense in die ou Testament. Ons is Christene en daarom deel van God se volk vandag. Omdat ons Christus as ons Verlosser het, omdat hy geleef het, gesterf het en weer opgestaan het vir ons, kan ons vol vertroue wees dat ons in God se geheime raadsplan is. Hy het goeie planne vir elkeen van ons wat verlos is deur die bloed van Christus. Hy het nie presies vir Rut vertel wat Hy vir haar beplan het nie en Hy vertel ons ook nie presies wat hy beplan vir ons nie. Onthou, ons praat hier oor God se geheime raadsplan. As ons alles geweet het, dan was dit nie ‘n geheim nie. Maar dan is daar is ook nog steets dinge oor God se planne wat nie geheim of misterieus is nie. Ons weet uit die Skrif dat God se

geheime raadsplan altyd seëninge vir ons gaan bring. Hy belowe dit. Dink aan Deuteronuim 29:29, “Die verborge dinge is vir die HERE onse God; maar die geopenbaarde dinge is vir ons en ons kinders tot in ewigheid, om te doen al die woorde van hierdie wet.” Die dinge wat geopenbaar is sluit in God se liefde vir ons, sy genadige planne om vir ons die beste te doen , want ons is sy kinders deur Christus.

Nee, ek besef dit is nie altyd duidelik hoe God se voorsienigheid vir ons goed kan wees nie. Somtyds is daar ellende en pyn en dan kan ons nie sien hoe dit vir ons ten goede kan wees nie. Hy belowe dat dit wel so is. Hy sê in Romeine 8:28, “En ons weet dat vir hulle wat God liefhet, alles ten goede meewerk, vir hulle wat na sy voorneme geroep is.” God se Woord sê dit. Dit kan ‘n aanvegting wees om dit te glo, maar as jy Romeine 8:28 gaan verwerp, wat keer jou om nog ander beloftes van God, en ander gedeeltes in die skrif ook af te skryf of te verwerp? Jy kan nie uitsoek of kies wat jy wel in die Bybel wil glo nie. Dit is alles of niks. Die pad van die geloof is die beste pad. Om op God te vertrou en Hom op sy woord te neem, selfs al is dit moeilik om dit te doen. Die Bybel vertel ons oor en oor dat God sy mense liefhet en die goeie vir hulle wil doen. Omdat God God is, weet ons sy geheime wil sal nooit strydig wees met wat hy in Bybel vir ons gesê het nie. Geliefdes, ons kan seker weet dat wat God vir ons beplan het, dit sal vir ons ten goede wees en tot sy eer. Dit was so in die dae van Rut. Dit is vandag nog so. God het nie verander nie en Hy sal nooit verander nie.

Ons sien dieselfde as ons kyk hoe God se geheime raadsplan uitgevoer word in ons volgende teks. Ons lees dat Rut na die landerye wou gaan om die oorskietgraan op te tel. En dit is presies wat sy gaan doen het. Dit klink heel eenvoudig. Maar staan net stil vir ‘n oomblik en vra die vraag: wat het Rut die reg gegee om in ‘n vreemdeling se landerye te gaan en die oorskiet graan van die grond

af op te tel? As jy dit vandag doen, sal iemand die polisie bel en jy kan gearresteer word vir diefstal. So hoe kon Rut dit gedoen het in die Bybelse tye?

Ons het Levitikus 19 gelees, en as jy dit met aandag gelees het, is die antwoord waarskynlik reeds aan jou bekend. In gedeeltes soos Levitikus 19 en 23, gee God streng opdrag aan sy mense om nie die graan van die hoeke van hulle landerye te oes nie. As hulle die res van die landerye geoes het, het daar soms graan per ongeluk op die grond geval. Die oes insamelaars was deur God se wet verbied om op te tel wat per ongeluk op die grond geval het. Dit was sodat die armes in die landerye mag gaan en toegang kon hê tot kos. In Deutorononuim 24:19 lees ons dat die oorskiet op die lande was kos vir die vreemdeling, die weeskinders en die weduwees. Rut was ‘n vreemdeling en ‘n weduwee, so sy het onder die voorsorg van God se wet geval. Volgens die wette van God , was sy wetlik geregtig om in enige landery in Israel in te gaan en om oorskietgraan op te tel. Maar om wetlik geregtig te wees is een ding, om tussen mense te wees wat die wet respekteer is ‘n ander ding. God se mense was soms baie laks om die wette van Moses te onderhou. Byvoorbeeld, het julle geweet dat daar geen getuienis in die ou Testament is dat die jaar van Jubileem of Sabbatjare ooit gehou is nie? Dankie tog, dat daar manne soos Boas was, wat die wet oor in oes van graan gerespekteer het.

Julle onthou die begin van die boek van Rut. Daar was ‘n tydperk van ongeloof, dis hoekom daar hongersnood in die land was. Dit was die tyd van die Rigters, ‘n tyd wat bekend was vir wisselvallige betrokkenheid by die HERE. ‘n Tyd waarin mense baie keer gedoen het net wat reg was in hulle eie oë. Daar was nie ‘n koning in Israel nie, en soms was selfs die HERE se koningskap geignoreer. Maar in die begin van Rut 2, is ons in ‘n ander tyd. Ons is in ‘n tyd waar God

se mense sy wette volg en dit beteken dat die armes toegelaat word om in die landerye te gaan en oorskiet are op te tel. Daar was dus besorgheid, in ieder geval by sommige mense, om te sorg vir die armes van die land. Hier in Rut 2:1-3 sien ons dat God se mense sy geopenbaarde wil uitvoer.

Geliefdes, Ek wil hê dat julle sien dat God sy wet gebruik om lewe te bring na Rut. Sonder wette soos in Levitikus 19, sou Rut en Naomi van hongerte gesterf het. Onthou dat hulle weduwees was en daardie tyd die die mees weerlooste mense van die samelewing. God het iets in plek gestel om te sorg vir hulle. Sy geopenbaarde wil, saamgevat in sy wette, het ten goede vir sy kind gewerk. God se wet was vir haar tot voordeel! Dit was goed vir beide Rut en Naomi dat God se mense sy wet gehoorsaam het. Dit was ‘n lewensreddende gehoorsaamheid aan ‘n lewe-gewende wet.

Maar ons moet onthou dat God se wette werk op 2 maniere. As gelowiges, wil ons God se wet gehoorsaam as gevolg van die genade wat aan ons gegee is deur Christus. As ons die begeerte het om God se geopenbaarde wil te volg, en ons doen dit meer en meer, werk dit ten goede vir ons en die mense om ons. Daar is seëninge verbonde om volgens God se wil te leef. XXXXDis eenvoudig die manier waar op realiteit ontwerp is, dis die manier wat die wereld geskape is, dis die manier hoe ons geskep is. God se wet is goed en heilig en dit was sy plan van die begin af dat sy skepsels daarin lewe. God se wet bepaal jou manier van lewe. ons lewe egter na die sondeval. Ons leef nie standvastig volgens God se geopenbaarde wil nie. Die wet herinner ons daaraan dat ons sondaars is wat nooit voldoen aan God se heiligheid. Die wet wys ons hoe nodig ons Jesus Christus het. Hy is die perfekte gehoorsame Seun van God. Hy het presies geleef in ooreenstemming met God se geopenbaarde wil, sodat hy vir ons die ewige lewe kan gee.

Volgens die Bybel kan God se wette alleen, nie vir ons lewe gee nie. Volgens Hebreers 7: 19 "die wet het nie volmaaktheid bewerk nie." Die wet op sy eie is swak en nutteloos om vir ons lewe te gee, maar deur Jesus Christus het ons die ware hoop. Hy is die brood van die lewe. Hy voed ons met sy eie liggaam en bloed, so dat ons die ewige lewe kan hê . Dit is deur hom dat ons nader kom aan God. Dit kan gebeur, omdat Jesus die volmaaktheid en vervulling is van die wet in elke opsig. Deur hom en die manier wat hy die wet vervul het, verkry ons die ewige lewe.

In ons teks gebruik God sy geopenbaarde wil, sy wet, om Rut te beskerm. Sy vaderlike hand werk deur deur sy wet om Rut te beskerm so dat op die verwagte tyd ons Verlosser Jesus gebore sal word as haar agter- kleinkind. Die wet van God wat lewe vir die armes voorsien, wys na Jesus Christus. Hy is die een wat waarlik lewe gee aan die wat niks het om te offer uit hulleself nie, wat geen manier het om vir hulleself te voorsien nie. Hy gee brood aan die behoeftiges soos niemand anders kan nie.

Geliefdes, hier in die teks sien ons die armes en hulle is baie dieselfde soos ons sou wees sonder Christus. Rut is swak. Sy steun op ander mense om haar en haar skoonma te help. Tenslotte kom dit daar op neer dat sy basies net op God se geopenbaarde wil in die Bybel vertrou. Sonder dit , was sy en Naomi onder die dreigement van die dood. Sonder God se goeie wet, kon albei uiteindelik gesterf het in Betlehem, "die huis van brood". (Betlehem beteken "huis van brood"). Maar God voorsien. Hy gee sy genade en guns aan hulle, nie net sy geheime wil (om Rut te bring na die landerye van Boaz) nie, maar ook met sy geopenbaarde wil, die wet wat lewensgewende kos voorsien vir die armes.

By die begin van die preek het ons nagedink oor wat ons weet van God se wil. Ek het gese dat dit beide ‘n maklike en moeilike vraag is om te antwoord. God se geopenbaarde wil is die maklike gedeelte van die antwoord. Ons weet wat God se geopenbaarde wil is deur die Bybel te lees, om te luister na preke oor die Bybel ensovoorts. As ons gekonfronteer word met n moeilike besluit, moet ons gaan na die Skrif en soek vir wysheid om ons te help. Ons mag dalk nie ‘n direkte antwoord kry wat ons spesifieke problem sal oplos nie, maar, jy kan wysheid kry wat jou in die regte rigting sal wys. Die Heilige Gees sal ook in ons en met ons werk as ons die Skrif lees. Hy sal ons help om te weet wat God wil hê ons moet doen. Die moeilike gedeelte van die antwoord, is om te weet wat God se planne vir ons lewens in sy geheime raadsplan is. ons weet nie wat is God se geheime wil nie, dit word eers duidelik nadat dit gebuur het. Jy kan net terugkyk en dan kan jy sê dat dit God se geheim of regerende raadsplan was. Selfs dan, kan jy verseker wees dit was vir jou eie beswil. Daarom, ons hoef nie besorgd te wees oor wat die toekoms vir ons inhou nie, Dit behoort aan God die Vader. Ons lewens is in sy Vaderlike hande. En ons weet dat sy liefde vir ons so seker is as wat dit was vir Rut en al die mense van God wat voor ons geleef het . Hy sal nooit van ons weggaan of ons verlaat nie. Hy is goed , heeltyd. Geliefdes , kom ons hou aan om op sy beloftes te vertrou.

AMEN.